SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 26 OKTOBER 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

UITSLAE VAN DIE OKTOBER RAE AANGEKONDIG

DIE PRESIDENT SE NET WORD UITGEBREI

NOMINASIES VIR RAADSLEDE EN MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING INGEWAG

SAATI BREI SY AKTIWITEITE UIT

NASIONALE AMATEURRADIOSENTRUM - OOP OGGEND

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede.

UITSLAE VAN DIE OKTOBER RAE AANGEKONDIG

Die uitslae van die RAE wat op 16 Oktober gehou is, is vrygestel.
In ooreenstemming met ons ooreenkoms met OKOSA, mag al die 66 susksesvolle kandidate op die lug gaan en hul toegekende roepseine gebruik.

Die volledige lys van suklsesvolle kandidate is beskikbaar op die webwerf van die SARL nl. www.sarl.org.za. 'n Bevestigingsbrief sal binne die volgende aantal dae aan elke kandidaat gepos word.
Offisiële sertifikate sal ook uitgestuur word sodra dit vanaf OKOSA ontvang is.

Die SARL bedank al die vrywilligers wat die studente in hul studies bygestaan het, asook hulle wat gehelp het met toesighouding by die eksamens. Spesiale dank gaan ook aan die eksaminator en die moderators.

SARLnuus heet die nuwelinge hartlik welkom op die amateurradiobande en vertrou dat hulle hierdie baie interessante en veelsydige stokperdjie vir die res van hulle lewens sal geniet.

Die volgende RAE sal gedurende Mei 2004 plaasvind en kursusse sal gedurende Februarie begin.

DIE PRESIDENT SE NET WORD UITGEBREI

Moenie vergeet om vandag tussen 12:00 en 13:00 by die President se net aan te sluit nie. Aanvanklik sal die net vanuit Gauteng op 40 m bedryf word en geleidelik uitgebrei word om so veel as moontlik van die land in te sluit.

'n Kenmerk van vandag se net sal 'n koppeling tussen die Wes-Kaap en Gauteng wees met Graham Hartlett aan die Kaapse punt. Die net sal ook verskeie lokale herhalers insluit ten einde groter deelname te bewerkstellig. Luister dus vandag na u lokale herhaler of op 7 082 kHz, 10 135 kHz, of 14 282 kHz.

NOMINASIES VIR RAADSLEDE EN MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING INGEWAG

Die volgende Algemene Jaarvergadering van die SARL sal op 2 April 2004 gehou word en ter voorbereiding van die gebeurtenis word nominasies en mosies ingewag.

1. NOMINASIES VIR RAADSLEDE

Daar is tans 4 vakatures op die Raad en ooreenkomstig Reël 16.2 word nominasies gevra van lede van die SARL om die vakatures te vul. Indien meer as 4 nominasies ontvang word, sal 'n stemming gehou word.

Elke nominasie moet die volgende insluit:

1. Volle name, roepsein en adres van die genomineerde.
2. 'n Amateurverwante CV van hoogstens 200 woorde.
3. 'n Ondertekende deklarasie van die genomineerde dat hy/sy die nominasie sal aanvaar en op die Raad van die SARL sal dien indien verkies.
4. Elke nominasie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees.
5. Alleenlik volopbetaalde lede (Reël 16.3) van die SARL mag genomineer word, voorstel en sekondeer.

Die nominasies moet die Sekretaris nie later nie as 30 November 2003 bereik.

2. MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

Mosies vir voorlegging aan en bespreking by die Algemene Jaarvergadering van die SARL word vanaf lede ingewag.

Elke mosie moet die volgende bevat:

1. 'n Duidelike beskrywing van die mosie.
2. 'n Motivering ter ondersteuning van die mosie.
3. Elke mosie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees.

Die mosies moet die Sekretaris nie later as 16 Desember 2003 bereik nie. In beide gevalle moet die nominasies en mosies gepos of gefaks word aan:

Die Sekretaris SARL Posbus 1732 Strubensvallei 1735

Tel: 011 675 2395 Faks: 011 675 2793

SAATI BREI SY AKTIWITEITE UIT

Op die laaste SAATI-bestuursvergadering is daar besluit om die aktiwiteite van die Suid-Afrikaanse Amateur Tegnologie-instituut ietwat uit te brei. In die afgelope jaar is die woord "Telekommunikasie" in die vereniging se naam, vervang met die woord "Tegnologie" en daar is dus gevoel dat nuwe aktiwiteite nie noodwendig streng by digitale kommunikasie hoef te bly nie, veral nie aan die begin nie.

SAATI oorweeg dit om 'n projek te begin om die benutting van die 23 cm band te verhoog. In die SAATI tradisie sal hierdie nie 'n tjekboekprojek kan wees nie, maar sal tot 'n groot mate moet bestaan uit die verkryging en verspreiding van kundigheid en kennis en die ontwikkeling van goedkoop boustelle.

Indien u op enige manier sal belangstel in so 'n projek, skakel met die persone wie se name aan die einde van hierdie berig gegee word. Die projek is tans nog heeltemaal oop en almal wat idees het oor die ontwikkeling daarvan, wat kundigheid en kennis het om by te dra of wat sommer net lus is om saam te speel, is baie welkom. SAATI hoor ook baie graag van werk wat reeds voorheen in hierdie verband gedoen is, of wat tans aan die gang is.

SARLnuus is van mening dat hierdie 'n prysenswaardige projek is wat SAATI in gedagte het. 23 cm blyk geredelik beskikbaar te wees met moderne handdraagstelle, maar net in FM-modus. Die beskikbaarheid van 23 cm basisstelle vir ander modusse behoort onder andere meer satellietwerking moontlik te maak. SAATI
behoort met hierdie beoogde projek ondersteun te word.

Indien u enigsins belangstel, skakel een van die volgende persone: Louis Kruger, ZR6ABC, by 012 345 3275 of 082 336 2597 of stuur 'n boodskap aan llk@mweb.co.za. Fritz Sutherland, ZS6ASF, by 012 997 1114 of 083 304 0028 of stuur 'n boodskap aan zs6asf@icon.co.za.

BYDRAE TOT IARU LIDMAATSKAPFONDS

In antwoord op die oproep vir bydraes tot hierdie fonds, het die Durban Amateurradioklub en sy lede 'n donasie van R800,00 aan hierdie fonds gemaak.

Baie dankie Durban!

As gevolg van hierdie en vroeër erkende bydraes blyk dat hierdie veldtog wat deur die SA Amateurradio Ontwikkelingstrust van stapel gestuur is, mooi op dreef kom en as gevolg daarvan mag die SARL binnekort weer inspraak hê by die organisasie wat die belange van amateurradio wêreldwyd verteenwoordig.

Stuur asb u bydraes aan SA Amateurradio Ontwikkelingstrust, Posbus 90438, Garsfontein, 0042 of dra die bedrag direk oor in die SA Amateurradio Ontwikkelingstrust se ABSA-rekening, nommer 560 142 722, Takkode 334 126.

Alle donateurs sal 'n sertifikaat ontvang ter erkenning van hulle bydrae. 'n Lys van donateurs sal op die SARL se webblad geplaas word.

NASIONALE AMATEURRADIOSENTRUM - OOP OGGEND

Die volgende oop dag by die Nasionale Amateurradiosentrum by Sentek in Radiokop, gaan weereens 'n baie interessante oggend wees.

Daar gaan 'n uitstalling wees van praktiese stelle wat gekoop en van die grond af opgebou kan word - met ander woorde, 'n bousteloggend. Dit sluit in kragbronne asook allerlei ander projekte wat self gebou kan word.

In samewerking met Gilles, ZR6GDC, wat die oggend reël, gaan 'n vervaardiger van sulke stelle, hul produkte ten toon stel asook vrae beantwoord oor wat anders deur hulle voorsien kan word.

Soos gewoonlik, sal die kantoor ook oop wees vir die afhaal van QSL-kaarte. Kom spandeer 'n oggend met ons tussen vriende. Die ZS6OF gedenkradiokamer sal ook oop wees vir gebruik.

Die sentrum sal vanaf ongeveer 09:00 oopgestel wees en almal is welkom om 'n draai daar te maak. Die uitstalling sal van 10:00 tot 12:00 uur middag oop wees.

Onthou, Saterdag 1 November.

HAMNET SE BOODSKAP AAN RAYNET SE 50ste BESTAANSJAARVIERING

Die volgende e-pos boodskap is hierdie week aan Paul Gaskell, G4MWO, gestuur by geleentheid van die viering van hul 50ste bestaansjaar as RAYNET, die noodkommunikasie-afdeling van die RSGB.

"Namens HAMNET, die Noodkommunikasiediens van die Suid-Afrikaanse Radioliga, wil ons graag gebruik maak van hierdie geleentheid om RAYNET geluk te wens met 50 jaar se getroue, vrywillige diens aan die gemeenskap van, nie net julle land nie, maar ook aangrensende lande.

Ons ag onsself gelukkig dat daar nie te dikwels van ons dienste gebruik gemaak word nie, maar ons hou onsself op 'n paraatheidsgrondslag deur korrekte kommunikasie te beoefen, veral by sportgeleenthede.

Ons besoek graag dikwels julle webwerf vir inligting en wens julle alle sukses toe vir die toekoms".

Groete Francois Botha ZS6BUU Nasionale Direkteur, HAMNET.

Ns. Ons het reeds 'n bedankingsboodskap van Paul ontvang. Alle gelukwensingbriewe sal Saterdag ten tye van hul vergadering gelees word.

JAARLIKSE HERDENKINGSDIENS

Reëlings is met die SAUK getref dat die jaarlikse Herdenkingsdiens vir radioamateurs wat in diens van Suid-Afrika gesterf het op Sondag 9 November 2003 om 10:45 oor die senders van RSG uitgesaai sal word. Ds Lendes de Villiers, ZS6LLV, leraaar van die NG Gemeente Rietfontein- Noord sal die diens lei. Ons versoek dat amateurs radiostilte tydens die uitsending handhaaf. Herleiding van die diens sal ook op 145,750 MHz plaasvind.

CENTURION ARK NOV VERGADERING

Die komitee van die Centurion Amateurradioklub rig 'n versoek dat alle ou en huidige klublede die klub se volgende maandvergadering op 1 Nov om 14:00 sal bywoon te Wierdapark Scoutsaal wat geleë is op die hoek van Willem Botha- en Springbokstrate, Wierdapark.

DATUMS OM TE ONTHOU

Spesiale geleentheidstasie GB50RAEN 20 tot 31 Oktober. Die afsnydatum vir ledegeldhernuwings is nou 31 Oktober. NARS oop oggend op 1 November. Maandvergadering van die Centurion Amateurradioklub op 1 November. Die jaarlikse herdenkingsdiens op Sondagoggend 9 November.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U word verder uitgenooi om vandag tussen 12:00 en 13:00 by die President se net aan te sluit wat op 7 082, 10 135, of 14 282 kHz en verskeie herhalers aangebied word.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX

======================== Message Ends ========================